577

# Die Heer, my herder, sorg vir my













1 2 3 4 5

X Lied :

2

Die Heer gee my weer nuwe krag

en Hy sal met my gaan;

Hy lei my op die regte pad

ter ere van sy Naam.

3

Al lê daar donker dieptes voor,

tog hoef ek nie te vrees,

want U's by my, en in u hand

sal ek steeds veilig wees.

4

U maak vir my 'n fees gereed,

terwyl my vyand kyk.

U maak van my 'n eregas;

U maak my lewe ryk.

5

Net goedheid, liefde, lewenslank,

gee U, o Heer, vir my;

by U's ek tuis, en in u huis

sal ek vir ewig bly.